Wikipedia

# Akan

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Akan (volk).*

**Akan** is 'n Niger-Kongo-taal in Wes-Afrika wat deur sowat 9,1 miljoen mense gepraat word. Dit word deur die Akan-volk gepraat en vorm 'n dialekkontinuum wat verskeie gestandaardiseerde dialekte bevat, elkeen met sy eie letterkundige tradisie. Die drie belangrikste dialekte is Asante, Akuapem (saam Twi genoem) en Fante, wat ondanks die feit dat hulle onderling verstaanbaar was, in geskrewe vorm vir sprekers van die ander standaarde ontoeganklik was. In 1978 het die Akan Ortografiese Komitee 'n gemeenskaplike ortografie ontwikkel, wat 20 000 woorde behels.

As gevolg van die slawehandel na die ontdekking van die Amerikas in 1492 deur Christophorus Columbus word Akan ook in Jamaika en Suriname gepraat.

| **Akan**<br>***Akan*** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Ghana<br>Ivoorkus |
| Gebied: | Wes-Afrika |
| Totale sprekers: | 9,1 miljoen[1] |
| Taalfamilie: | Niger-Kongo<br>Atlanties-Kongo<br>Kwa<br>Potou-Tano<br>Tano<br>Sentraal-Tano<br>**Akan** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | *geen* |
| Gereguleer deur: | Akan Ortografiese Komitee |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `ak` |
| ISO 639-2: | `aka` |
| ISO 639-3: | onderskeidelik:<br>`abr (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=abr)` – Abron-dialek<br>`bqa (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=bqa)` – Tchumbuli<br>`fat (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=fat)` – Fante-dialek |

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Akan" (https://www.ethnologue.com/language/aka) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190605143709/https://www.ethnologue.com/language/aka) vanaf die oorspronklike op 5 Junie 2019. Besoek op 22 September 2018.


*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Akan&action=edit).*

